# Wikipedia

# Dari

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie


Die woord "Dari" in in die Arabiese alfabet

**Dari** (Persies/Farsi: دری [dæˈɾiː]) of **Dari-Persies** (فارسی دری [fɒːɾsije dæˈɾiː]) is die variant van Persies wat in Afghanistan gebesig word. Die term *Dari* verwys daarnaas vanaf die 10de eeu na die vroeë Nieu-Persiese literêre taal.[4] Sy gebruik in die nouer sin van 'n Afghanse variant van Persies word sedert 1964 amptelik deur die Afghanse regering erken en bevorder. So word na Dari in baie westerse bronne ook verwys as Afghanse Persies.

Soos bepaal deur die grondwet van Afghanistan, is Dari - naas Pasjtoe - een van dié land se twee ampstale. Dari is nogtans die mees gesproke taal in die land en die moeder- of eerste taal van tussen 'n kwart en die helfte van die bevolking. Dari het die status van 'n lingua franca in Afghanistan en dien ook as onderrigmedium.[5]

Iranse en Afghanse Persies is onderling verstaanbaar, waarby verskille hoofsaaklik beperk bly tot die woordeskat en fonologie.

| Dari<br>دری | |
|---|---|
| Uitspraak: | [dæˈɾiː] |
| Gepraat in: | Afghanistan |
| Gebied: | Suid-Asië |
| Totale sprekers: | 12,5 miljoen[1][2][3] |
| Taalfamilie: | Indo-Europees<br>Indo-Irannees<br>Irannees<br>Persies<br>**Dari** |
| Skrifstelsel: | Arabiese alfabet |
| **Amptelike status** | |
| Amptelike taal in: | Afghanistan |
| Gereguleer deur: | Akademie vir Wetenskap van Afghanistan |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | *geen* |
| ISO 639-2: | |
| ISO 639-3: | prs (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=prs) |

## Verwysings


1. "Ethnologue: Languages of the World, Seventeenth edition, Dari" (http://www.ethnologue.com/language/prs) (in Engels). Ethnologue. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20191215072722/https://www.ethnologue.com/language/prs) vanaf die oorspronklike op 15 Desember 2019. Besoek op 1 Junie 2016.
2. "Ethnologue: Languages of the World, Seventeenth

edition, Aimaq" (http://www.ethnologue.com/language/aiq) (in Engels). Ethnologue. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20190629074812/https://www.ethnologue.com/language/aiq) vanaf die oorspronklike op 29 Junie 2019. Besoek op 1 Junie 2016.
3. "Ethnologue: Languages of the World, Seventeenth edition, Hazaragi" (http://www.ethnologue.com/language/haz) (in Engels). Ethnologue. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20190611201610/https://www.ethnologue.com/language/haz) vanaf die oorspronklike op 11 Junie 2019. Besoek op 1 Junie 2016.
4. *Encyclopaedia Iranica: Dari. Besoek op 1 Junie 2016* (http://www.iranicaonline.org/articles/dari)
5. *Accredited Language Services: Dari. Besoek op 1 Junie 2016* (https://www.alsintl.com/resources/languages/Dari/)




**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

# Eksterne skakels

- 
- Wikiwoordeboek het 'n inskrywing vir Dari.
- *My Languages - Learn Dari* (http://mylanguages.org/learn_dari.php)

| **Normdata** | NDL: 00561272 (https://id.ndl.go.jp/auth/ndlna/00561272) |
|---|---|

Ontsluit van "https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Dari&oldid=2205702"

**Die bladsy is laas op 15 Junie 2020 om 01:15 bygewerk.**